# Wie op die Heer vertrou in lyding

575



Wie op die Heer ver-trou in ly- ding



en op Hom steun, selfs in ge - vaar,



is deur Hom se - ker van be - vry-ding



en van sy red - ding: e - wig, waar.



Wie op die He - re God ver - trou,



het sé - ker nie op sand ge - bou.

2

Bly op die Heer vertrou in lyding
en wees voor Hom ootmoedig stil.
Maak op Hom staat vir hulp en leiding;
soek biddend na sy sin en wil.
Wie op die Here God vertrou,
het séker nie op sand gebou.

3

Leef daagliks dankbaar en tevrede
en bly op God se wil bedag:
Hy hoor ons dank- en smeekgebede
en seën ons as ons biddend wag.
Wie op die Here God vertrou,
het séker nie op sand gebou.